SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 2 JUNIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

UITSLAG VAN DIE MEI 2002 RAE

HAMNET I D KAARTE

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio aan sarlnews@hotmail.com te stuur. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

UITSLAG VAN DIE MEI 2002 RAE IN REKORDTYD BEKEND GEMAAK.

Die uitslag van die RAE wat op 23 Mei geskryf is, is reeds op 30 Mei bekend gemaak. Die uitslag is beskikbaar op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za .

Nie alleen is die uitslag van die eksamen bekend gemaak nie maar elke kandidaat wat die eksamen geslaag het en 'n lisensieaansoekvorm voltooi het,is ook met 'n roepsein uitgereik.

In hierdie eksamen het 95 van die 113 inskrywings geslaag. Die hoogste punte is behaal deur Dr GA Keen van Kaapstad wat 100% in beide vraestelle behaal het. Die jongste kandidaat om die klas A eksamen te slaag is die 15 jarige Q D Du Preez van Durban wat met die roepsein ZR5QD spog. Die oudste kandidaat om die eksamen te slaag is die 72 jarige Mnr CH Stevens van George wat nou met die roepsein ZR1AWG spog.

Uitslagdokumente sal eersdaags aan al die kandidate gepos word. Die SARL wil graag die kandidate daar-op wys dat die ooreenkoms tussen die SARL en OKOSA behels dat kandidate wat geslaag het, onmiddellik agter die mikrofoon mag inskuif.

Die eksaminator van die SARL, Rassie Erasmus ZS1YT, wil graag al die moderators, toesighouers en assistente wat behulpsaam was met die eksamen bedank vir hulle bydrae tot die gladde verloop van die gebeure. Ook 'n spesiale dank aan die personeel van OKOSA wat behulpsaam was met die toeken van roepseine.

Die SARL sien daarna uit om hierdie nuwe amateurs ook as lede van die SARL te verwelkom. Sluit sommer nou aan deur =91n aansoekvorm te voltooi en aan die SARL te faks of te pos. Vorms is beskikbaar op die SARL webwerf of kan aangevra word vanaf die SARL kantoor by tel 011-675 2393.

HAMNET I D-KAARTE

Tydens die jongste Raadsvergadering wat gehou is by die Nasionale Amateurradiosentrum te Radiokop op 25 Mei, 2002, is besluit om die huidige HAMNET I D-kaart te behou.

Indien u nog in besit is van =91n ou kaart hoef u geen aksie te neem nie. Die kaart kan nog steeds gebruik word. Diegene wie nie in besit is van 'n kaart nie, kan u met Francois ZS6BUU per e-pos in verbinding tree by francois@overflow.co.za Dit geld ook waar lede in besit is van ou kaarte waar die roepsein moontlik verander het of die foto baie verouderd is.

Aan alle Provisiale Direkteure; dit sal waardeer word indien u navraag sal doen onder u lede om die nodige inligting te bekom en aan Francois te stuur vir aandag, verkieslik voor die einde van Junie.

Daar word tans gepoog om 'n kaartmasjien (Lamineerder?) te bekom. Let ook daarop dat ons 'n onlangse foto van u benodig. Almal van ons het onlangs fotos laat neem vir die nuwe rybewys I.D.-kaart. Van die fotos mag miskien nog in u besit wees, en hulle is die korrekte grootte wat ons benodig. Voeg slegs u roepsein agter op die kaart aan vir uitkenning.

Hierdie is 'n eenmaalige oefening wat gemik is om onnodige onkostes te vermy. Die oomblik wat Francois in besit is van 'n kaartmasjien, sal die nodige gedoen word, so wees net geduldig.

Indien daar enige navrae is skakel Francois gerus by 011 679-5260 of by die eposadres vroeër genoem, of per faks by 011 475- 5946

NUWE LEDE

Hierdie week verwelkom die SARL die volgende nuwe lede:

Nas Gasant ZS1NAZ Phaldela Gasant ZR1DEE Anees Gasant ZSL126 Nick Kenwood ZR1NK Charles Alexander ZR6LEX David Van Vuuren ZR1V LEONARD LOTTER ZR2LEN CORNELIA TALJAARD ZR4CT ROBERT STAPLES ZS2AAS JOHAN ARANGIE ZS4ZR SELWYN EPSTEIN ZS1LW ANDRE BOTES ZS2ACP RICHARD HISLOP ZR2H BILL VENTER ZS1SA ARNO DU PREEZ ZS2ABT CORNELIUS VAN VUUREN ZR2ABT BRUCE TYLER ZS5BR

Baie welkom aan julle almal, weer 17 nuwe lede in een week! Dit is die regte besluit wat julle geneem het, julle ondersteuning word waardeer en dit word vertrou dat julle almal 'n vrugbare lidmaatskap van die liga sal ervaar.

Daar wag 'n aangename verrassing vir drie van die nuwe lede wat voor 12 Julie by die SARL aansluit.

Dit is ook aangenaam om bekend te maak dat Adele Tyler, LV van die President van die SARL Sid Tyler, so pas die RAE geslaag het en met die roepsein ZR6APT spog.

RADIOAMATEURS EN DIE KONINGIN SE JUBILEUMHERDENKINGS

'n Hele aantal amateurradiogebeurtenisse het reeds begin en ander sal plaasvind as deel van die aktiwiteite in die VK ter viering van Haar Majesteit die Koningin se Goue Jubileum.

Die belangrikste is heelwaarskynlik die spesiale geleentheidstasie met roepsein GB50 wat tot volgende Sondag 9 Junie vanaf Windsorkasteel bedrywig sal wees. Die stasie sal daagliks tussen 09:00 en 22:00 UTC aktief wees. Die frekwensies soos hieronder aangetoon sal gebruik word, die eerste vir 'n band vir GG en die ander vir ESB. GB50 sal ook RTD en PSK31 gebruik. Die frekwensies in kHz is as volg: 3 529, 3 769 and 3 789; 7 029 and 7 089; 10 109, GG alleenlik; 14 029, 14 189 en 14 219; 18 079 and 18 139; 21 029 and 21 289; 24 909 and 24 929; 28 029 and 28 489.

QSL-kaarte kan direk aan G4DFI of via die buro gestuur word.

Daar kan ook vir die volgende drie stasies uitgekyk word:

Die Scarborough Spesiale Geleentheidsgroep met roepseine G Q 0 OOO en 2 Q 0 OOO op alle HF-bande met GG, ESB en PSK31.

Die Bushbury Amateur- en Elektroniese Radiovereniging in Wolverhampton sal 'n Jubileumvelddag op 4 Junie hou. Hulle sal roepsein MQ0TBC gebruik en op alle HF-bande aktief wees.

Die Brickfields Amateurradiovereniging sal met roepsein GB50J op die eiland Wight op verskillende tye tot 14 Junie bedrywig wees.

Volgende naweek sal 'n spesiale RSGB-kompetisie plaasvind. Dit sal op Saterdag 8 Junie om 10:00 UTC begin en 24 uur later eindig. Stasies buite die Gemenebes moet slegs met stasies binne die Gemenebes kontak maak.

SPESIALE GELEENTHEIDSTASIE

Die Sandton Amateurradioklub hou 'n spesiale geleentheidstasie bedryf om die einde van die Anglo-Boereoorlog te gedenk.

Die stasie met die spesiale roepsein ZS100BW is bedryf vanaf Melrosehuis in Jacob Marestraat, Pretoria. Die vrede van Vereeniging is op 31 Mei 1902 in Melrosehuis onderteken.

Die stasie sal tot vanmiddag Sondag 1 Junie op die lug wees.

'n Spesiale geleentheid QSL-kaart sal gestuur word aan alle stasies waarmee gedurende hierdie tydperk kontak gemaak is.

Hierdie bulletin is saamgestel deur Gustav, ZS6BWN en gelees deur .. vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste

Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug.

U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX